SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 14 DESEMBER 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons moet aankondig dat Hugh Etienne Lubbe ZS1TM op Dinsdag 9 Desember 'n stil sleutel geword het. Sy seun het hom in 'n stoel gekry, dit word vermoed dat hy 'n asma aanval gehad het. Ons betuig ons inige meegevoel met sy familie en vriende.

(POUSE).

In die nuus vandag:

INTEGNET VANAAND OP DIE LUG

NOMINASIES VIR SARL RAAD

INDIEN VAN MOSIES VIR DIE AJV

HUNTING LIONS OP DIE LUG

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede.

INTEGNET VANAAND OP DIE LUG

Die laaste INTEGNET vir 2003 sal vanaand, Sondag 14 Desember 2003 op die lug wees. Het jy geweet dat 'n gedeelte van die kode vir die ARRL se Logboek van die wêreld hier in Suid-Afrika geskryf is? Vind meer uit as Chris Burger, ZS6EZ, die Logboek van die Wêreld bespreek asook die voordele wat hierdie nuwe ontwikkeling jou bied.

INTEGNET is op die lug om 20:00 SAT op 'n herhaler naby aan jou en op HF op 3 718 kHz. Klubs wat graag hulle herhalers by die netwerk wil inskakel moet teen 12 uur vanmiddag die nommer van die telefoon wat gekoppel moet word aan armi@sarl.org.za stuur.

ZS0LTG PAKKET BBS NOU OP DIE LUG VIR DIE NOORDWES PROVINSIE

Vandat ZS0TFK Pakket BBS verwyder moes word, is pakketgebruikers vanaf die Noordwes Provinsie heeltemaal afgesny van die Suid Afrikaanse pakketnetwerk.

ZS0LTG BBS staan nou by Eddie, ZS6BNE, se QTH en is daagliks opgedateer deur lêers via die Internet afgelaai vanaf OK Dick, ZS6RO, se FTP-webblad.

'n Yagi is nou opgerig in die rigting van Klerksdorp. Toegang tot die BBS is op 144,650 Mhz. Radioamateurs in die omgewing is welkom om die BBS te gebruik. Die beskikbaarheid sal afhang van die gebruik van die BBS en op die stadium is die BBS beskikbaar in die aande en oor naweke.

NOMINASIES VIR SARL-RAAD

Gedeurende November is daar berig dat alle raadslede ingestem het om na volgende jaar se AJV te bedank ten einde geleentheid te bied vir die verkiesing van 'n volle nuwe raad.

Nominasies vir lede vir die nuwe raad word nou ingewag. Die nominasies moet geskrewe ingedien word, en dit moet deur die voorsteller en sekondant onderteken word. Daar moet 'n verklaring aangeheg wees wat meer vertel van die kandidate, soos spesifieke kwalifikasies, vermoëns en lidmaatskap van verwante Amateurradio-organisasies, asook die kandidate se name en adresse.

Verder moet daar 'n geskrewe verklaring van die kandidaat bygevoeg word waarin hy/sy hulle bereid verklaar om as 'n Raadslid te dien indien hy/sy verkies word. Hierdie nominasie moet die Liga-sekretaris nie later as die 5de Januarie 2004 bereik nie.

INDIENING VAN MOSIES VIR DIE AJV

Mosies vir die 2004 SARL se Algemene Jaarvergadering kan nou aan die Liga-sekretaris gestuur word. Die mosies moet geskrewe wees in die vorm soos wat dit tydens die AJV aangebied sal word. Dit moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken word, waarvan beide lede van die Liga moet wees.

Die mosies moet die Liga-sekretaris nie later as die 5de Januarie 2004 bereik nie.

RADIO ZS

Lede kan nou die Oktober - Desember uitgawe van Radio ZS op die SARL se webwerf aflaai. Die redakteur is op soek na artikels vir volgende jaar se uitgawes, soos byvoorbeeld die 3DA0DX- en ZS1SALT-ekspedisies. Dit kan gestuur word aan radiozs@sarl.org.za.

PLAAS JOU FOTO IN DIE SARL-ROEPSEINBOEK

Die SARL-roepseinboek laat jou nou toe om 'n foto by jou roepseinboekinskrywing by te voeg sodat persone met wie jy gesels het kan sien met wie hulle gepraat het.

Tans kan slegs lede fotos opsit, maar lede kan vir enigeen die werkie verrig. So, as jy 'n lid ken kry hom om jou foto vir jou te plaas, of, beter nog, sluit aan by die SARL en geniet al die ander aanlynaanbiedinge waartoe lede toegang het.

Fotos moet in JPG-formaat wees en nie groter as 40 kilogrepe nie. Fotos vertoon op hul beste as hulle fisiese grootte 400x300 piksels is.

HUNTING LIONS OP DIE LUG

Die jaarlikse Hunting Lions op die Lug kompetisie word oor die naweek van 10 en 11 Januarie 2004 gehou. Die reëls is op die SARL se webwerf by www.sarl.org.za beskikbaar. Daar is nog genoeg tyd om jou plaaslike Lionklub te kontak en die nodige reëlings te tref.

INTERNASIONALE MORSEKODE KRY 'N NUWE ITU-TUISTE EN 'N NUWE KARAKTER BY (Hierdie item verkry uit die ARRL-nuusbrief).

Die 2003 Wêreldradiokommunikasiekonferensie (WRC-03) mag die Moreskodevaardigheid vir amateurs as vereiste vir toegang tot HF-bande ge-elimineer het, maar die Internasionale TelekommunikasieUnie (ITU) het nie Morsekode geheel-en-al vergeet nie. Op 5 Desember het die ITU Radiokommunikasie sektor (ITU-R) se Studiegroep 8 ooreengekom oor die bewoording van 'n Konsep Nuwe Aanbeveling ITU-R M.[MORSE] wat die internasionale Morsekodekarakterstel en stuurprosedures spesifiseer. Dit sluit ook 'n nuwe Morsekodekarakter vir die "@"-simbool, wat in e-posadresse gebruik word in.

Sodra die aanbeveling in Engels, Frans en Spaans beskikbaar kom, sal die nuwe konsepaanbeveling na die ITU-ledestate gaan met gebruik van 'n nuwe prosedure vir gelyktydige goedkeuring en aanvaarding. Op 3 Desember is die nuwe konsepaanbeveling deur werkgroep 8A, wat vir die Landmobiele en Amateurdienste verantwoordelik is, goedgekeur.

Binne die ITU is die Internasionale Morsekode gedefineer deur die Telekommunikasie Standardiseringsektor (ITU-T), wat verantwoordelik is vir die publieke telefoon- en telegraafnetwerk - meesal landlyn. 'n Aantal jare gelede het die ARRL dit onder die aandag van die VSA se afvaardiging na die ITU se Radiokommunikasieadviesgroep dat die rol van Morsekode beter tuishoort in die gebied van radiokommunikasie, nie landlyn nie, en behoort die verantwoordelikheid van die ITU Radiokommunikasiesektor (ITU-R).

Dit is aanvaar dat die oordrag sal geskied en die Internasionale AmateurRadioUnie (IARU) se President Larry Price, W4RA, het die konsep nuwe aanbeveling tydens die November-Desember vergadering van die Werkgroep 8A voorgestel. Die konsep nuwe aanbeveling is feitlik identies aan die ITU-T teks.

Paul Rinaldo, W4RI, die Tegniese Verhoudingsbestuurder van die ARRL het gesê dat niemand iets met meer as 150 jaar se geskiedenis agter sy rug wou versteur nie.

Om egter met die tyd tred te hou het die IARU die byvoeging van 'n nuwe karakter voorgestel - die kommersiële "by" of @-simbool - ten einde die stuur van e-posadresse in Morsekode moontlik te maak. Die konsep nuwe aanbeveling stel voor dat die letters A en C aaneen gestuur (.–.-.) daarvoor gebruik word.

Die konsep nuwe aanbeveling is tans nog net 'n werksdokument, maar dit word verwag dit binne 6 maande of so 'n Aanbeveling sal word, afhangende van goedkeuring deur ledestate.

DATUMS OM TE ONTHOU

INTEGNET vanaand 14 Desember; Laaste dag vir indiening van mosies vir die AJV sowel as nominasies vir Raadslede is nou 5 Januarie 2004. Finale datum vir die hernuwing van lidmaatskap van die SARL en te verseker dat jy stemreg behou, is 31 Desember.

10 - 11 Januarie 2004 - Hunting Lions on the Air; 18 Januarie 2004 INTEGNET; 23 - 25 Januarie 2004 PEARS BHF/UHF-kompetisie; 14 Februarie 2004 SARL Kinderdag.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Dennis, ZS4BS, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX